SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 03 Augustus 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Die Hibiscus Coast Amateurradioklub kondig met leedwese aan dat die sleutel van Len Celliers ZS5LEN, op 24 Julie stil geword het. Len, 82 jaar oud, het in Mei vanjaar die RAE geslaag en kort daarna die morsekodetoets geslaag. Ongelukkig het baie van ons nie die kans gekry om hom onder vier oë te ontmoet nie. Sy eerste klubvergadering sou op 3 Augustus gewees het. Aan sy vrou, familie & vriende, ons innige simpatie.

POUSE

In die nuus vandag:

HANS POTGIETER BEDANK UIT DIE RAAD

OKASA VERHOOG TARIEWE

RADIO ZS OP DIE WEB

SARL HF KOMPETISIE VANDAG

SPESIALE VROUEDAG INTECNET

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

HANS POTGIETER ZS6ALJ BEDANK UIT DIE RAAD

Dit is met jammerte dat die Raad van die SARL moet aankondig dat Hans Potgieter ZS6ALJ sy bedanking uit die Raad van die SARL ingedien het. Die bedanking is vanaf 31 Julie 2003. Weens persoonlike asook besigheidsdruk is dit

vir Hans nie moontlik om voort te gaan nie, maar hy sê dat hy altyd 'n sterk ondersteuner van die SARL sal wees en sal hulp verleen waar dit moontlik is.

Die Raad bedank Hans vir die rol wat hy in die Raad gespeel het en wens hom voorspoed toe met sy ondernemings. Graham ZS6GJH sal as waarnenende President optree tot die volgende raadsvergadering waneer 'n verkiesing gehou sal word.

OKASA VERHOOG TARIEWE

OKASA het die SARL laat weet dat vanaf 28 Julie 2003 die nuwe tariewe soos in Staatskoerant No 22874 van Nov 2001 gepubliseer is, in werking tree. Hierdie gaan 'n groot impak op amateurradio en veral op die RAE hê.

Die impak op die RAE is as volg:

Aansoek vir sertifikaat R100,00; Sertifikaat R30,00; Aansoek vir lisensie R140,00; Liseniefooi R27,00. Dit kom op R297.00 neer voordat die eksamenkoste bygetel word.

Ander veranderings is:

Liseniefooi R27,00; Verandering aan lisensie R100,00; Tegniese veranderings R240,00 (herhalers, BBS, wefax, bakens); Aansoek vir 'n spesiale geleentheidroepsein R140,00

SARL HF FOONKOMPETISIE

Vanmiddag om 14:30 SAT sal die 2003 SARL HF Foonkompetisie begin. Die doel van hierdie jaarlikse kompetisie is om soveel Suider-Afrikaanse stasies op 20, 40 en 80 meter te werk. Die kompetisie eindig om 18:30 SAT.

Deelneemrs word gevra om slegs die volgende bandsegmente te gebruik, sodat nie-deelnemers ook die bande kan gebruik: 14,125 tot 14,175, 7,040 tot 7,080 en 3,600 tot 3,650 Mhz. Die RS en 'n reeksnommer wat by 001 begin word uitgeruil.

Elke foonkontak tel 1 punt; daar is 2 punte vir elke roeparea per band gewerk en 2 punte vir elke stasie wat op aldrie bande gewerk word. Daar is agt roepgebiede.

Die algemene reëls en die reëls vir hierdie kompetisie is op die SARL webwerf beskikbaar. Laai ook HF Contest Logger deur Nico ZS4NS af, dit sal jou help met die log van die kontakte en teen die einde van die kompetisie verskaf dit 'n logopsomming en logstate wat of elektronies of per gewone pos versend kan word. Die sluitingsdatum vir jou inskrywing is Maandag 18 Augustus en dit kan per e-pos gestuur word na contest@sarl.org.za or per gewone pos na die NARS.

RADIO ZS IS BESKIKBAAR OP DIE SARL WEBWERF

Lede kan nou hul eie afskif van die Maart/April uitgawe van Radio ZS van die SARL webwerf by www.sarl.org.za aflaai.. Die lêer, in PDFformaat, is 1,6 MB groot en behoort geen probleme te gee vir lede met 'n redelike internetkoppeling nie. Die lêer moet "unzip" word voordat dit gelees kan word. Die Mei/Junie

uitgawe sal eersdaag beskikbaar wees. Die redakteur benodig material vir publikasie, dit kan tegnies van aard wees, klubnuus, Dxpedisie-nuus, fotos en sketse. Items kan per e-pos gestuur word aan radiozs@sarl.org.za of per gewone pos na die NARS.

## INTERNASIONALE LIGTORING- EN LIGSKIPNAWEEK

Met nog net twee weke oor voor die Internasionale Ligtoring- en Ligskipnaweek, het die organiseerder, Mike Dalrymple GM4SUC, gesê dat meer as 250 stasies in 34 lande bevestig het dat hulle gaan deelneem. Die Internasionale Ligtoring- en Ligskipnaweek word oor die volle 48 uur van die naweek van 16 en 17 Augustus gehou. 'n Lys van stasies wat deelneem kan op die webwerf van die Internasionale Ligtoring- en Ligskipnaweek gevind word en die organiseerders vra dat indien jy aangedui het dat jy gaan deelneen, dat jy die inligting sal nagaan. Daar is nog tyd om te besluit of jy gaan deelneem, maar as jy nie 'n ligtoring kan aktiveer nie, kan jy nog steeds deelneem deur soveel moontlike ligtorings en ligskepe te werk. Suid-Afrikaanse amateurs kan die SARL webwerf besoek en die lys van Suid-Afrikaanse ligtorings sien wat gaan deelneem. [ex RSGB]

## INLIGTING VAN KLUBS AANGEVRA

Om die databasis oor klubs op datum te bring benodig ons die volgende inligting. Stuur dit asseblief spoedig aan zs6phd@mweb.co.za: Naam van klub; Aantal klublede; Benaderde aantal klublede wat SARL-lede is; Huidige jaarlikse klubledegeld.

Kan u ook asb laat weet hoe u voel oor die PDF-formaat waarmee inligting aan klubs gestuur word. (ex ZS6PHD)

## GEEN HAMNET BULLETIN OP 3 AUGUSTUS

Alle HAMNET-lede moet kennis neem dat daar weens die SARL-HF- kompetisie vanmiddag geen HAMNET-bulletin sal wees nie. Hierdie boodskap is ook bedoel vir die HAMNET-lede wat nie oor e-pos beskik nie.

Die bulletin vir Augustus sal dus op Sondag 10 Augustus gelees word op die gewone tyd van 16:30 SAT op 10,130 MHz en 7,070 MHz.

## SPESIALE VROUEDAG INTEGNET

'n Spesiale INTEGNET word beplan om vroue in amateurradio te vereer. Dit sal gehou word op Sondag 10 Augustus, die dag na die Nasionale Vrouedag. Amateurradio het onlangs onder groot kritiek van die adjunk-direkteurgeneraal van Departement van Kommunikasie deurgeloop oor die tekort aan betrokkenheid van vroue in Amateurradio.

Die Vrouedag INTEGNET sal na die huidige aktiwiteite kyk en nuwe geleenthede na spoor hoe om meer vroue betrokke te kry in die hoofstroomaktiwiteite van amateurradio. Klubs word uitgenooi om besonderhede van huidige aktiwiteite waar vroue betrokke is, te deel deur 'n e-pos aan armi@sarl.org.za te stuur. (ex ZS6AKV)

REGSTELLING VAN KOMPETISIEUITSLAE

Dit is onder SARLNuus se aandag gebring dat die wenner van die Enkeloperateur Stilstaande Mobiele Afdeling van die Hamnetkompetisie nie Martin is nie maar wel Michael, ZS6BHF, wat as 7P8BHF deelgeneem het.

RSGB REAGEER OP BBC TV VERSLAG OOR KRAGLYNKOMMUNIKASIE

Die RSGB het die BBC gekontak om beswaar aan te teken oor 'n item in die BBC TV 6 uur nuus op Donderdag 24 Julie. Die item het gehandel oor die elektriese kragvoorsieningstelsel wat gebruik kan word as 'n medium vir toegang tot internet. Dit staan in Engels bekend as PLT, PLC of Powerline Communication. Hier volg 'n vertaling van die e-pos wat aan BBC TV-Nuus gestuur is:

"Die nuusitem was ongebalanseerd deurdat daar geen verwysing gemaak is na die ernstige probleme van radiosteurings wat inherent is aan kraglynkommunikasietegnologie. Tans is daar sterk teenstand oor hoeveel radiosteurings toegelaat mag word. Onnodig om te sê, buiten onsself, is daar baie ander organisasies, insluitend die BBC, wat die radiosteurings tot 'n minimum wil beperk."

Die e-pos het verder uitgewei oor die verskille tussen die stelsels gebaseer op die ADSL-tegnologie, wat tans in groot getalle gebruik word, en die nuwe voorgestelde PLT stelsels.

Meer inligting kan verkry word in die artikel 'PLT and the Future of the HF Spectrum' wat in die Februarie 2003 uitgawe van RadCom gepubliseer is. 'n Elektroniese weergawe van die artikel kan op die RSGB-webwerf onder die hoof 'Powerline Telecommunications' gekry word.

KLUBNUUS

Tydens die Algemene Jaarvergadering van die Zoeloeland Amateurradioklub, wat by die tuiste van Willie ZS5WI op 26 Julie plaasgevind het, is die volgende ampsdraërs vir die volgende jaar verkies:

Voorsitter Ty Ferguson ZS5TT; Vise Voorsitter Jan Erasmus ZS5G; Sekretaris Willie Axford ZS5WI; Tesourier Willie Axford ZS5WI; Nuusredakteur Jo Snyders ZR5PO; Lid Dawn Snyders ZR5ME; Lid Warren Snyders ZR5WOZ.

Innige dank aan die uitgetrede komiteelede en sterkte aan die nuwe komitee vir die werk wat voorlê.

DATUMS OM TE ONTHOU

SARL HF-FOONkompetisie vind plaas vanmiddag 3 Augustus vanaf 14:30 tot 18:30 SAT [neem kennis van die nuwe tye].

SWAZILAND OP DIE LUG: Rad ZS6RAD, Ron ZS5ABD, Cliff ZS6BOX en Willie ZS5WI sal 3DA0DX vanaf Swaziland bedryf vanaf 29 Julie tot 3 Augustus, albei dae ingesluit.

VROUEDAGINTEGNET op 10 Augustus.

Internasionale Ligtoring- en Ligskipnaweek 16 en 17 Augustus.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis ZS4BS en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX